1. Tambotie Apteek
2. Oorneem Slaghuis
3. Quick Service Super Mark
4. Uit en Tuis in Groblersdal, asook Kies en Keur in Marble Hall
5. AVBOB
6. Puren Motors (Edms.) Bpk.
7. Brake, Clutch & Radiator Centre
8. Harrington Motors (Edms.) Bpk.
9. Excelsior Apteek
10. Chrisné Mansuitrusters en Bloemiste

---

*Met ons 50ste verjaarsdag is ons dankbaar vir al die goeie wense en goeie diens asook donasies wat ons van soveel instansies op groblersdal ontvang het.*

---

11. Dal Paneelkloppers
12. L.T.B. Supermark
13. Vleismark Slaghuis
14. Hennie Maartens Dieseldienste
15. Peet Viljoen Vervoerdienste
16. SANLAM: Lewensversekering
17. Barclays Nasionale Bank
18. Die Standard Bank van S.A.
19. V. & D. Kafee en Supermark
20. Frasers Meubileerders

***Met vrymoedigheid noem ons hulle name en vra u om hulle te ondersteun.***

# Voorwoord

"En julle moet die vyftigste jaar heilig en 'n vrylating in die land uitroep aan al sy bewoners. Dit moet vir julle 'n jubeljaar wees; dan moet julle elkeen na sy besitting en elkeen na sy geslag teruggaan.

'n Jubeljaar moet dit, die vyftigste jaar, vir julle wees. Julle mag nie saai nie, ook nie afoes wat dan opslaan of die druiwe van die onbesnoeide wingerdstok dan afsny nie.

Want dit is 'n jubeljaar, dit moet vir julle heilig wees: van die land af moet julle die opbrings daarvan eet.

In hierdie jubeljaar moet julle elkeen na sy besitting teruggaan.

Laat niemand dan sy naaste verdruk nie, en vrees jy jou God; want Ek is die Here julle God.

En doen my insettinge en onderhou my verordeninge en doen dit, dat julle veilig kan woon in die land."

*(Levitikus 25: 10–13; 17 & 18).*

Vyftig jaar is 'n belangrike mylpaal in enige mens se lewe – so ook in die lewe van 'n gemeente. In die Ou Testament word hierdie jaar uitgelig en 'n jubeljaar genoem met allerhande aanwysings hoedat dit gevier moet word wat afsluit met hierdie woorde:

"Laat niemand dan sy naaste verdruk nie, en *vrees jy jou God;* want Ek is die Here julle God.

En doen my insettinge en onderhou my verordeninge en doen dit, dat julle veilig kan woon in die land."

# Geskiedenis van die Gemeente

### Stigting van die gemeente

Op die 29 Julie 1933 word die gemeente "Van der Hoff" afgestig van die gemeentes Middelburg en Roossenekal met 'n nuwe grensreëling later ten opsigte van die gemeente Bronkhorstspruit. Die Ringskommissie van Pretoria wat verteenwoordig was deur ds. J.G.M. Dreyer, predikant van Ermelo en ouderling J.H. Vorster het die afstiging waargeneem.

As eerste kerkraadslede word gekies en onmiddellik in hulle amp bevestig:

**Ouderlinge:** M.M. (Thys) Bezuidenhout
W.A. (Oom Willie) Bester
T.P. Botha

**Diakens:** J.J. Venter
J.P. Goosen
J.N. Boshoff

**Koster:** Broeder Willie Bronkhorst (dien tot einde 1946).

**Skriba/Kassier:** C.W. van der Neut (dien tot April 1958. Lees oor hom in die "Almanak" van 1983).

Een dogter van Oom Willie Bester naamlik Mevr. M. Hartman is nog in hierdie gemeente, asook twee kleinseuns, te wete Ouderling Diek Engelbrecht en diaken Corneels Bester. Van Oom Willie Bronkhorst is daar nog twee dogters in hierdie gemeente naamlik Suster Anna Pohl en Suster E. Roets.

Die afstigting het plaasgevind in 'n tabakskuur van ouderling Thys Bezuidenhout. Hierdie skuur is ook as kerkgebou gebruik vir die eerste agtien maande totdat die eerste kerkgebou betrek is

### Die naam van die gemmente

Vir baie mense klink dit vreemd dat die Nederduitsch Hervormde gemeente te Groblersdal die naam dra van "Van der Hoff." Daar moet egter onthou word dat toe die gemeente gestig is daar nog geen sprake of teken was van 'n dorp in hierdie omgewing nie! Die dorp Groblersdal is eers vyf jaar na die stigting van die gemeente en wel op 9 Maart 1938 geproklameer. Toe die tweede wêreldoorlog in September 1939 uitgebreek het, was daar nog net sewe woonhuise op Groblersdal. Verder was daar nog net die winkel van Mnr. Braker, 'n winkel van Mnr. J.J. Enslin, 'n slaghuis van Mnr. Enslin, 'n motorhawe en die Waterraadkantoor van die Hereford-Besproeïngskema.

Die verspreiding van die pos het byvoorbeeld gebruik gemaak van posagentskappe en was hoofsaaklik by 'n winkel geleë. 'n Swartman met 'n donkie het die briewe en posvoorrade by die polisiestasie op Tautesberg gaan haal na Rooikraal en Maleeuwskop. Vandaar het Mnr. Grainger van Hereford dit weer laat haal – as die Olifantsrivier dit toegelaat het. Af en toe het dit gebeur dat vir 'n maand lank geen briewe ontvang is nie. Met die proklamering van Groblersdaldorp het die poskantoor hierheen verskuif.

So het dit daar uitgesien tydens die stigting van die gemeente. Daar was geen dorp nie – slegs plase. Watter naam moes hierdie gemeente gegee word?

Waarskynlik het die idee van Ds. Johannes Dreyer gekom om die gemeente "Van der Hoff" te noem.



**Ds. Dirk van der Hoff.**

Ds. Dirk van der Hoff was die eerste predikant van die Voortrekkers in Transvaal. Hy is op 2 September 1814 te Dordrecht in Nederland gebore. Hy het in Leiden in die teologie gestudeer en op 6 Mei 1840 het hy sy proponentseksamen afgelê. Deur bemiddeling van Prof. U. Lauts wat 'n groot vriend van die Voortrekkers in Transvaal was, het Ds. van der Hoff 'n beroep na Transvaal aangeneem en kom hy en sy vrou op 5 November 1852 in die Kaap aan. Na vertragings het hulle op 21 April 1853 in Durban aangekom en per ossewa na Potchefstroom gereis. Hierdie reis het 3 weke geduur en op 27 Mei arriveer hulle op Potchefstroom.

Vanaf Potchefstroom moes Ds. van der Hoff die hele Transvaal bearbei oor Rustenburg en Marico na Waterberg en Zoutpansberg. Dan terug na Pretoria, na Suikerboschrand (tans Heidelberg) tot in Wakkerstroom. Onthou daarby dat daar swak padgeriewe en geen brug oor enige rivier was nie. Dirk van der Hoff het baanbrekerswerk verrig vir Kerk en Staat. Hy het die bekende Vierkleurvlag ontwerp. Hy het gehelp met die opstel van die Grondwet vir die Voortrekkerrepubliek en met die inswering va die Staatspresident Kommandant Generaal M.W. Pretorius. Volgens hierdie Grondwet het die Nederduitsch Hervormde kerk die Staatskerk van die Voortrekkerrepubliek geword. Daarom is ons bekende kerkwapen dieselfde as die wapen van die ou Zuid-Afrikaansche Republiek en dieselfde as die wapen van die provinsie Transvaal. Op Sondag 9 Oktober 1881 het hierdie moedige man gesterf. Sy laaste nagmaalsbediening was slegs 'n week vantevore naamlik op 2 Oktober. Hy was toe al so swak dat hy nie kon staan en preek nie, maar sy laaste preek sittende op 'n stoel, gelewer het.

Gedurende die ampsbediening van Ds. Dirk van der Hoff in Transvaal het hy 13,720 kinders gedoop, 6,114 persone het by hom belydenis van geloof afgelê en 1,486 pare is deur hom in die huwelik bevestig.

Na hierdie persoon is ons gemeente vernoem.

### Eerste Kerkraads – en Gemeentevergadering.

Die stigtingsdatum van die gemeente op 29 Julie 1933 was 'n besige dag. Die afstigting het die môre om 10h00 plaasgevind. Die eerste kerkraadsvergaderng is op dieselfde dag om 16h30 gehou onder die voorsitterskap van Ds. A.J. Barger. Ds. Dreyer was ook nog teenwoordig. Op hierdie vergadering is die skriba/kassier (C.W. van der Neut) teen 'n vergoeding van 50 sent per maand en die koster (W. Bronkhorst) benoem.

Omdat daar geen bank in hierdie omgewing was nie, is besluit om 'n bankrekening op Bronkhorstspruit te open. Die vergadering het ook gehandel oor grond vir 'n toekomstige kerkstandplaas. Daar was 'n aanbod van Mnr. Haarhoff van 2 morge (1.7 hektaar) asook weiding vir die trekosse langs die rivier. Onthou dat die vervoer in daardie dae per ossewa en perdekar geskied het. Daar moes baie ruimte vir die waens en tente op so 'n kerkstandplaas wees, asook weiding vir die diere.

Die drie ouderlinge kry opdrag om die hele aangeleentheid rondom die grondbehoefte te ondersoek.

Dieselfde dag is die eerste gemeentevergadering ook gehou en wel om 20h00 in die aand. Al hierdie verrigtinge het plaasgevind in 'n grasdaktabakskuur wat ook as kerkgebou gebruik is vir die eerste agtien maande.

**Die eerste Kerkgebou**

Die tweede Nagmaalsviering in die gemeente is gehou op die 12de en 13de Januarie 1934. Volgens sensus wat gehou is blyk dit dat daar 88 belydende lidmate is en 'n sieletal van 215. By hierdie geleentheid het 27 persone belydenis van geloof afgelê. Die gemeente se bate was toe R25.56.

Die gemeentevergadering van 13 Januarie 1934 gee opdrag om die grond van Mnr. Haarhoff aan te koop. Dit word herhaal op die volgende gemeentevergadering (28 Julie 1934) en die grond is gekoop naamlik 2 morg (1.7 hektaar) teen R10.00 per morg terwyl Mnr. Haarhoff 2 morg aan die gemeente skenk. Weireg langs die rivier word verkry teen 'n betaling van R2.00 per jaar.

Die lyste vir die basaar het R44 en 37 sak mielies opgelewer.

Op 28 Julie 1934 besluit die gemeente om hulle eie kerkgebou op te rig. 'n Tafelkollekte word gehou en dit lewer R60.00, een sak koring en vier sak mielies op. As boukommissie word verkies broeders C.N. Smit (voorsitter), Roos, van Niewenhuizen, G. Engelbrecht en ouderling Bezuidenhout. Die gebou word afgegee op 12 Januarie 1935 en die totale oprigtingskoste was R151.32½ wat alles kontant betaal word.

Vir so 'n klein en jong gemeente was dit 'n merkwaardige prestasie. Daar moet onthou word van die droogte en depressietyd van 1933 en 1934.

Die kerkklok is geskenk deur suster Viljoen, die deurkollektesakkies deur susters Ralie Bezuidenhout, J.N. Boshoff en S. Botha. Die preekstoel is gratis vervaardig deur broeder J.H. Groenewald en is later (1951) geskenk aan die gemeente "Van Warmelo" op Alldays. Gaandeweg is ook banke laat maak asook 'n konsistoriekamer aangebou en 'n pastoriekamer vir die konsulent om in tuis te gaan. Gedurende 1936 het die gemeente 'n groot aanwins gevind deur die intrek van die De Beer en Jacobs-families.

In November 1937 word die goeie werk van Ds. A.J. Barger as konsulent van die gemeente beëindig deur sy vertrek na Oos Londen. Sy bediening was 'n groot seën in die gemeente. Hierna het Ds. E.S. Mulder van Bronkhorstspruit tydelik as konsulent waargeneem en vanaf 1938 word Ds. A.J. Nolte van Middelburg die konsulent.

**Tweede Kerkgebou**

Die gemeente het so vinnig gegroei dat die kerkgebou nie meer as doeltreffend beskou kon word nie. Die eerste blyke daarvan word bewys deur die voorstel van br. P.J.S. de Beer op 27 November 1937 dat die gemeente 'n Boufondsrekening sal daarstel met die oog op die oprigting van 'n groter en nuwe kerkgebou. Dieselfde voorstel word in die Gemeentevergadering van 18 Maart 1938 afgestem deur 'n voorstel van br. A. Botha met 22–4 stemme. Op 20 November 1938 word hierdie voorstel aangeneem naamlik dat'n Boufondsrekening opgebou sal word. Op dieselfde vergadering word br. P.J.S. de Beer as ouderling verkies en dien die gemeente met toewyding tot 1950.

In November 1939 word die Gemeente Nebo by "Van der Hoff" ingelyf en verhoog die ledetal en draagkrag van die gemeente.

Die gemeente het die behoefte gevoel aan 'n eie predikant en 23 November 1940 in kombinasie getree met Dullstroom en Roossenkal, maar die beroep, uitgebring op proponent J.P. Labuschagne, word bedank. Hierna het die kerkraad verskillende beroepe uitgebring op proponente A.S. Geyser, G.J.J. Roos, di. E.S. Mulder, A. Brandt en prop. A.J. van Staden maar sonder sukses.

Tydens die konsulentsbediening van ds. A.J. Nolte van Middelburg sedert 1938 – 1942 het die gemeente tekens van vinnige groei getoon.

Op 22 Maart 1941 besluit die gemeente op voorstel van br. G. de Beer en ondersteun deur br. Lindeque om oor te gaan tot die bou van 'n nuwe kerksaal. Die Boufonds beloop toe reeds R1200.00. As Boukommissie is benoem ouderlinge M.M. Bezuidenhout, W.A. Bester en A. Visagie en brs. G.P. de Beer en L.C. Bester (Oom Loek).

Die hoeksteen van die nuwe kerkgebou word op 9 Augustus 1941 gelê deur die konsulent ds. A.J. Nolte. Die hoeksteen is gedeeltelik geskenk deur die Sondagskoolkinders en die troffeltjie vir die doel gebruik, is geskenk deur brs. S.J., G.P. en P.J.S. de Beer. Die leestafeltjie en lap word geskenk deur br. en sust. L.C. Bester (Klein Loek).

Gedurende 1942 neem Ds. E.S. Mulder weer waar as konsulent. Op 16 Mei 1942 lewer Ds. Mulder die inwydingsrede by geleentheid van die ingebruikneming van die nuwe kerkgebou. Volgens een van ons lidmate wat nog steeds in ons gemeente is naamlik Oom Samuel van der Neut, wat op daardie dag teenwoordig was, het die preek gehandel oor Exodus 33 met as teks vers 15. "Toe sê hy vir Hom: As U nie self meegaan nie, laat ons dan nie hiervandaan optrek nie." (Die Here wou nie verder saam met die volk optrek nie, maar sal 'n engel stuur om voor Moses en die volk op te trek. Daarop het Moses by die Here gepleit om tog asseblief self saam met die volk te trek en toe die woorde van Exodus 33:15 gespreek). Terwyl Ds. Mulder hieroor preek, het die weer op die weerligafleier van die nuwe kerk geslaan! Kan 'n mens daarvan aflei dat die Here saam met die gemeente wil trek?

Ds. P.J. Booysen van Middelburg neem vanaf 1943 die konsulentskap oor. Ook word op 20 Maart 1943 die

tienjarige bestaan van die gemeente feestelik herdenk terwyl ds. J.J. Prinsloo (J. Seun) die feesrede hou.

Daar moet vermeld word dat Ds. Barger sowel as Ds. Nolte nie net gewone konsulentswerk in hierdie gemeente verrig het nie, maar dat hulle ook huisbesoek gedoen het waarvoor daar groot waardering was.

**Die eerste Predikant van die gemeente**

Intussen is daar weer oorgegaan om te beroep. Die sewende beroep slaag en Proponent S.E. Young word op 27 Mei 1944 as eerste predikant van die gemeente georden. Daar was nie eers 'n pastorie beskikbaar nie en Ds. Young het by Ouderling Cor van der Neut loseer.

Hy het onder moeilike omstandighede baie opgeoffer om die gemeente geestelik en finansieel op te bou. Hy was die eerste liefde van hierdie gemeenrte en het diep spore getrap sodat sy nagedagtenis hier bly voortbestaan. Ds. Young het hom ook sterk beywer vir die oprigting van 'n pastorie waarin hyself nie kon woon nie omdat hy aan die begin van 1947 bevestig is in sy nuwe gemeente Zeerust. Met 'n beswaarde gemoed het die gemeente aan die einde van 1946 van hom afskeid geneem.

Die gemeente Marble Hall is in 1944 gestig en het in kombinasie getree met Van der Hoff. In 1945 was dit Stoffberg se beurt. Nadat die gemeentes Middelburg en Roossenekal elk twee wyke afgestaan het is die gemeente Stoffberg gevorm en ook hierdie gemeente tree met Van der Hoff in kombinasie. So groot was die arbeidsveld wat Ds. Young agtergelaat het.

**Tweede Predikant**

Hierna het ds. P.S. Dreyer as konsulent voortgebou en hard gewerk totdat hy Desember 1947 na die buiteland vertrek het vir sy doktorale studie. Gedurende 1947 is die gemeente se pastorie gebou en verskillende predikante is beroep maar sonder sukses naamlik di. D.J. van Staden, G.C. Coetzee, en weereens ds. D.J. van Staden.

Op 15 November 1947 beroep Van der Hoff in kombinasie met die Gemeente Marble Hall ds. P.G. van Staden van Krugersdorp-Wes.

Op Vrydag 16 Januarie 1948 word ds. P.G. van Staden en mev. van Staden hier gesellig ontvang en Saterdag 17 Januarie 1948 in sy amp bevestig deur ds. J.D. Storm, die waarnemende konsulent. By hierdie geleentheid word intrek geneem in die pasvoltooide pastorie.

Die gemeente het van krag tot krag gegaan. Saterdag 19 Augustus 1950 word 'n nuwe stel banke, preekstoel ensovoorts deur die gemeente in gebruik geneem. Die totale koste waarvan R5,000.00 beloop word deur middel van 'n tafelkollekte in 'n kits ingesamel.

**Derde Kerkgebou**

Presies 'n jaar later neem die gemeente 'n gewigtige besluit op voorstel van broeder P.J.S. de Beer om 'n nuwe en moderne kerkgebou op te rig. Die nuwe kerk se koste word beraam op R50,000.00 en sal 600 munisipale sitplekke hê. Die bouwerk het op 26 Mei 1952 in aanvang geneem. 'n Lening van R30,000.00 vir die oprigtingskoste is by SANLAM verkry.

Die volgende donasies word ontvang:

| | | |
|---|---|---|
| Br. en Suster W.A. Bester | R100.00 | vir die hoeksteen |
| Br. en Suster G.P. Engelbrecht | R506.00 | vir die klok |
| Br. en Suster C. Niemann | R 55.00 | vir die klokstaander |
| Br. en Suster J.M.C. van Staden | R 73.40 | vir die weerhaantjie |
| Die aannemelinge van 1953 | R 20.70 | vir die horlosie |
| Br. en Suster W.M. Bronkhorst | R 21.00 | vir die kanselbybel |
| Kerkraad en boukommissie | R135.00 | vir 30 stoele |
| Suster A. Steyn | | Kansellap |
| Br. en Suster F. Labuschagne | R110.00 | vir die kanselrol |
| Die Sustersvereniging | R500.00 | vir die orrel |
| Die Sondagskool | R135.00 | vir die dowe-installasie en luidspreker |
| Br. en Suster G.C. Lindeque | R 50.00 | koste van 1 nagmaaltafel |
| Broeder G.B.C. Bester | R 20.00 | |
| Mnr. C. Wiid | R 50.00 | |
| Mnr. T. van Vreden | R 10.00 | |

Die argitek van hierdie gebou is Mnr. J.J. Vermooten terwyl die Nederduits Hervormde Weeshuisbouers die bouwerk verrig het. In hierdie verband moet gemeld word dat Mnr. A.B. v.N. Herbst, die Administrateur van ons kerk, geen moeite ontsien het om met raad en daad bystand te verleen nie want die bouers het direk onder sy toesig opgetree.

Die kerkgebou is op Saterdag 16 Mei 1953 ingewy en word vandag nog gebruik. Menslikerwys gesproke sal dit seker nog vir biae jare diens kan lewer.

Die oprigting van hierdie gebou kan toegeskryf word aan die arbeid en entoesiasme van Ds. en Mevr. P.G. van Staden. Op onselfsugtige wyse het hierdie twee mense al hul kragte ingespan, hulle tyd opge-offer en geen moeite ontsien tydens hulle verblyf alhier nie.

Die ou kerk is toe in 'n saal omskep. Die toring aan die voorkant is gesloop. Vir baie jare was dit die enigste ontspanningsaal in die dorp en het die hele gemeenskap bedien. Behalwe gemeentelike aktiwiteite was dit ook gebruik vir toeneelopvoerings, balletonderrig en selfs politieke vergaderings is daarin gehou!

Die totale boukoste van die kerk het R44,018.00 beloop. Die koste aan die verandering van die saal was R3,669.80.

Op 20 Junie 1954 neem Ds. P.G. van Staden 'n

beroep aan na die gemeente Melville. In hierdie tyd neem Ds. J.D.H. Smit as konsulent waar maar Ds. D.J.A.G. du Toit van Marble Hall help met die prediking en ander gemeentelike sake.

Slegs die derde beroep slaag en op 13 November 1954 word Ds. P.S. van Staden en sy familie hier ontvang. Nou word daarop gekonsentreer om die kerkskuld te betaal. Die hele gemeente werk besonder hard en ontvang baie seën op hul arbeid. Maar algou ontstaan daar 'n begeerte om 'n orrel te installeer en in Augustus 1957 word die orrel ingewy. Die kosprys was R2886.00 en is deur die Susters bymekaargemaak. In 1958 word die gemeente se vyf- en twintigjarige bestaan herdenk.

Ds. en Mevr. van Staden het hier gebly tot 1967 – 'n tydperk van dertien jaar en die langste dienstermyn van al die gemeente se predikante. Die gemeente was baie geheg aan die pastoriepaar en was hartseer om van hulle afskeid te neem.

Weereens was die gemeente gelukkig om te slaag met slegs die tweede beroep en op 14 Oktober 1967 word Ds. H.N. Botha hier bevestig. In sy bedieningstyd word die ou pastorie verkoop en 'n nuwe pastorie word gebou wat vandag nog in gebruik is. Op 3 Augustus 1968 besluit die gemeente dat die broeders en susters voortaan gesamentlik aan die Nagmaalstafel mag aansit. In Januarie 1971 het Ds. Botha 'n beroep na die gemeente Villieria aangeneem. Ook hierdie predikantspaar was besonder geliefd in die gemeente.

Hierdie keer slaag die eerste beroep en Ds. L.J.J. Nell van Empangeni neem in April 1971 sy intrek in hierdie gemeente. Die jeugvereniging toon 'n sterk opbloei en wen 'n heel paar keer die vasvrakompetisie in die Ring. Ook onderneem hulle uitstappies tot selfs na Sordwana-baai. Verder gaan die normale werksaamhede voort maar op 9 Januarie 1977 kondig Ds. Nell aan dat hy die beroep na die gemeente Ontdekkers aangeneem het.

Slegs 'n maand later slaag die eerste beroep wat uigebring word en dr. D.J. Smith van Newcastle neem die herderstaf op in die gemeente. Intussen het die Ringsvergadering 'n ernstige beroep op die gemeente gedoen om hul predikant toe te laat om die gemeente Roossenekal te bearbei. So het ds. Nell en later ook dr. Smith daardie gemeente getrou bedien wat sekerlik vir hulle en ook hul families 'n groot opoffering was. In dr. Smith se bedieningstyd op Roossenekal ontwikkel sake so dat hul saam met Stoffberg 'n standplaas kon vorm wat dan ook selfstandig kon beroep.

Dr. Smith neem in Julie 1982 'n beroep aan na die gemeente Witfontein.

Weereens slaag die eerste beroep wat uitgebring word. Ds. M.J. van Schalkwyk van Delmas neem die beroep aan en is tans die leraar van die gemeente.

Hy en sy vrou het dadelik ingespring met die oog op die gemeente se vyftigste verjaarsdag. Die bestaande kerksaal word verbou en gemoderniseer. Die kombuis word vergroot en moderne apparaat geïnstalleer. Hulle reël ook dat gemeentelede na elke oggenddiens in die saal kom teedrink terwyl die kinders nog in die kategese-klasse is. Dit het groot byval by die gemeente gevind en het alreeds ontwikkel tot 'n aangename kuier – en geselsgeleentheid. Hulle het ook 'n reëling ingestel dat die hele gemeente na die danksseggingsdiens wat volg op die Nagmaalsviering in die kerksaal hul middagete kan geniet. Die gemeente maak 'n groot getalle gebruik daarvan soos blyk op die eerste geleentheid op 8 Mei 1983.

Ds. van Schalkwyk het as mikpunt vir die basaar van die gemeente wat gehou word om die vyftigste verjaarsdag te vier die bedrag van R50,000.00 gestel. Alle tekens dui daarop dat die gemeente hierdie mikpunt gaan haal ten spyte van die droogtetoestand wat heers. Dit spreek boekdele vir die gemeente se bereidwilligheid tot samewerking en offervaardigheid.

Miskien moet 'n mens daaraan dink dat die Bybel vir die eerste keer in Afrikaans verskyn het in Augustus 1933 – slegs enkele weke na die stigting van hierdie gemeente. So het die gemeente hand aan hand met die Bybel geloop en wil dit ook doen vir die toekoms.

Inderdaad wil die gemeente op sy vyftigste verjaarsdag met dankbaarheid teenoor die Here sê wat Moses in Exodus 33 vers 15 gesê het: “As U self nie meegaan nie, laat ons dan hiervandaan nie optrek nie.”

Mag die Here die gemeente die toekoms inlei, bewaar, beskerm, bekwaam maak vir sy taak en roeping en geloofskrag gee om dit uit te voer soos Hy dit oor die afgelope vyftig jaar gedoen het!

# Die Nederduitsch Hervormde Sustersvereniging (N.H.S.V.)

Baie gou na die stigting van die gemeente het die susters dit op hulle geneem om deur middel van funksies geld vir die gemeente in te samel. In ons omstandighede kan 'n mens dit byna nie glo nie dat deur tiekieaande te hou fondse ingesamel moes word. 'n Tiekie is slegs 2½ sent! Wat kan jy vandag vir 2½ sent koop? En tog is met sulke bedraggies fondse ingesamel om kerke te bou en orrels mee te koop!

Die basaar was gewoonlik net na die Voorbereidingsdiens wat gewoonlik op 'n Saterdagmiddag om 14h00 gehou is. Die susters het dan gewoonlik hul vergaderings die Sondagmiddag gehou en daar hul sake gereël. Die eerste notule van 'n sustersvergadering waaroor ons beskik, is gedateer 24 November 1940 en is onderteken deur Mevr. (ds.) A. Nolte, die eggenote van die konsulent en as sekretaresse Mevr. A.S. de Beer.

Blykbaar is daar toe ook 'n tak van die N.H.S.V. in die gemeente gestig. Aanvanklik het hierdie stigting verwarring veroorsaak sodat selfs die Kerkraadsvergadering en gemeentevergadering daaroor gehandel het. Toe dit egter duidelik word dat die susters nie in opposisie teenoor die kerkraad sal staan nie, maar nog steeds onder die toesig van die Kerkraad sal optree, kon die N.H.S.V. voortgaan met hul taak.

Uit die notules is dit duidelik dat die susters baie hard gewerk het. Op 24 September 1941 word besluit om 'n skakelkomitee te stig. Byeenkomste sal nou elke eerste Vrydag van die maand gehou word. Hulle besluit ook om 'n braaivleis elke Vrydagaand voor Nagmaal te hou wat opgevolg word die Saterdagmôre met 'n basaar en 'n koue ete.

Aangesien die eerste vaste predikant van hierdie gemeente Ds. S.E. Young nog nie getroud was tydens sy bediening alhier nie, het die susters self leiding geneem. As voorsitsters het opgetree Suster M.J. Claassen, Suster K. Bester (1946–1948) en as sekretaresses Susters A. de Beer, L. Booysen, J. Vorster, M. Grobler en J. de Waal.

Die eerste predikantsvrou wat as voorsitster opgetree het was Mevr. A. van Staden, eggenote van Ds. P.G. van Staden vanaf 1948. Nou word daar ook 'n studiebeurs aan 'n teologiese student toegeken. Hulpbehoewende gemeentelede word gehelp met geld,



*N.H.S.V. – Met die inwyding van die huidige kerkgebou 16 mei 1953*
*Voorste ry: (van links na regs) (1) Onbekend. (2) J. Naude, (3) A. Luus, (4) M. Visagie, (5) Mevr. (ds.) A. van Staden, (6) M. Holtzhausen,*
*(7) T. Engelbrecht, (8) A. van der Neut en L. Soer.*

kos, klere en kruideniersware. Daar word gereeld siekebesoek gedoen. Naaldwerkdemonstrasies en naaldwerkkompetisies kom ook aan die beurt. Straatkollektes word gehou op die dag as die tabakagterskot uitbetaal word – met groot sukses!

Op 5 September 1951 stig die N.H.S.V. 'n orrelfonds en op dieselfde dag word besluit om voortaan ook spyseniering by huwelike waar te neem.

Vanaf 1 Desember 1954 tree Mevr. S.J. van Staden, eggenote van Ds. P.S. van Staden as voorsitster op. 'n Saak wat die N.H.S.V. altyd na aan die hart lê is die kerk se Weeshuis. Daar is elke jaar insamelings vir hierdie inrigting gedoen. Benewens die hooftak van die N.H.S.V. was daar 'n hele aantal subtakke in die distrik soos Rooikraal, Bloedrivier en Bloempoort.

Mevr. (ds.) S.J. van Staden word in 1967 as voorsitster opgevolg deur
Mevr. (ds.) H.N. Botha (1967–1971)
Mevr. (ds.) L.J.J. Nell (1971–1977) en
Mevr. (dr.) D.J. Smith (1977–1982).
Die huidige voorsitster is Mevr. L. van Schalkwyk, eggenote van Ds. M.J. van Schalkwyk.

Die N.H.S.V. vervul 'n baie belangrike taak in die gemeentes, in die Kerk en ook op die volksakker. Soveel groot en mooi dinge word gebore uit harde en toegewyde werk wat soms met groot opofferings gepaard gaan. Dat die susters nie net hul plek nie, maar meer as hul plek volstaan in die kerklike lewe is 'n feit waaroor ons alleen maar dankbaar kan wees.

In hierdie beknopte oorsig kan ons nie reg laat geskied aan elke suster se deel en bydrae nie, maar hul monumente staan daar om deur almal gesien te word. Dink maar net aan die baanbrekerswerk ten opsigte van Ouetehuise wat onder leiding van die N.H.S.V. tot stand gekom het! In ons eie gemeente herinner die orrelklanke ons aan hulle getroue ondersteuning.



***N.H.S.V. Bestuur 1983***

*Voorste ry: Mev. E. Valks, E. Engelbrecht, Mevr. (ds.) L. van Schalkwyk, E. Snyders.*
*Agterste ry: Mev. A. de Beer, L. Terblanche, C. Henn, E. Pretorius, P. Pieterse.*

"Wie sal 'n deugsame vrou vind? Want haar waardie is ver bo korale. Die hart van haar man vertrou op haar, en aan wins sal dit hom nie ontbreek nie. Sy doen aan hom goed en nie kwaad nie, al die dae van haar lewe."
(Spreuke 31: 10–12).
Inderdaad ... haar waarde is ver bo korale!

# Skribas van die gemeente

**Eerste Skriba:** *C.W. van der Neut* (bekend as Cor).

Gebore op 8 Januarie 1905 in die Rustenburg-omgewing. Bekwaam homself as onderwyser en kom as onderwyser na die Groblersdal-gebied.

Hy word op die stigtingsdag van die gemeente as die eerste skriba en kassier aangestel. Hierdie poste het hy vyf-en-twintig jaar lank tot in 1958 beklee. Vanaf 1935 word hy diaken en later ouderling tot in 1958. Hy dien ook as superintendent vir kategese. Hy het deeglike werk gelewer en was altyd op sy pos. Sy boekhouding was netjies en korrek; sy notules 'n baie presiese weergawe van die verloop van die vergadering.

Bedank as gevolg van sy gesondheid in 1958 en is oorlede op 6 Oktober 1960.

'n Lewensskets oor hom het in die uitgawe van die ALMANAK van 1983 verskyn.



*Wyle Cor v d Neut*

**Tweede Skriba:** *S.J.W. van der Neut.*

Hy is gebore op 31 Januarie 1910 en kom in 1939 na Groblersdal. Hy is 'n broer van die eerste skriba, Cor van der Neut, en volg hom op as skriba van die gemeente in 1958.

In 1942 word hy diaken en later ook ouderling.

Hy werk as skriba tot 1971 en as ouderling tot 1977. Daarna het die Kerkraad hom ere-ouderling gemaak en hy is nog steeds in die kerkraadsbanke.

Sy eggenote het hom op 2 April 1980 ontval. Uit die huwelik is twee kinders gebore wat albei nog leef. Die een seun Willem is tans diaken in die gemeente.

Hy het sy werk sekuur en pligsgetrou verrig.



*S.J.W. van der Neut*

**Derde Skriba:** *P.L.J. van Vuuren.*

Hy is gebore op 13 Julie 1931, sluit in 1951 by die Staatsdiens aan en word in Januarie 1967 na Groblersdal verplaas. Toe hy 'n week later sy kinders na die kategeseklas toe bring, sien Ds. P.S. van Staden hom en herken hom dadelik want hy het by Ds. van Staden geloofsbelydenis afgelê in die gemeente Venterskroon. Dieselfde môre word hy ingespan by die kategese-onderrig en doen dit nog steeds. Later word hy as ouderling gekies en dien nog tot op hede.

Hy word skriba in 1971 en dien tot 1982.

Sy groot liefde is die Voortrekkerbeweging waarvan hy kommandant is. Hy het goeie werk gelewer, dikwels onder moeilike omstandighede. Hy en sy gesin is vandag nog steunpilare in hierdie gemeente.

Van middel 1982 af word die skribaat waargeneem deur die administratiewe beampte. In Junie 1983 word diaken J.F. van Eeden as skriba aangewys.



*P.L.J. van Vuuren*

Hierdie gemeente was gelukkig om oor die tydperk van vyftig jaar slegs drie skribas te hê en daarby persone wat hul werk op so 'n bekwame wyse verrig het.

## *Kassiere van die gemeente*

*(1) C.W. van der Neut 1933–1958, (2) Japie Lindhout, (3) P.C. Rossouw, (4) C.H. (Stoffel) Kruger, (5) H.M. Breedt.*



*H.M. (Hennie) Breedt*



*Japie Lindhout*



*Stoffel Kruger*

*Vanaf 1982 behartig die administratiewe beampte die kassiers werk.*

*Eerste Administratiewe beampte: Mnr. Paul de Vos. 1982.*

*Huidige Administratiewe beampte: Mevr. M. Buitendag. 1983.*



*Annatjie en Stoffel Kruger*

Stoffel Kruger is gebore op 22 Mei 1911 en sluit aan by die Spoorweë waar hy vorder tot stasiemeester. Tydens die Tweede Wêreldoorlog weier hy op grond van sy politieke oortuigings om by die Leër aan te sluit en moes hy die Spoorweë verlaat. In 1942 open hy 'n kafee in Groblersdal en hier sou hy bly tot met sy afsterwe in 1976.

Sy vrou het later 'n algemene handelaarssaak geopen waarin mense alles kon kry wat hulle nodig gehad het. Later het hulle die kafee en winkel verkoop en begin met 'n bottelstoor. Met vriendelikheid en harde werk het hulle die saak opgebou. Een van die seuns, wat ook as ouderling dien, bestuur tans die saak, maar sy moeder staan hom hog elke dag by.

Wyle Oom Stoffel het hier as ouderling gedien en volg Japie Lindhout op as kassier. Ook hierdie werk het hy op bekwame wyse verrig. Hy word opgevolg deur Hennie Breedt, wat pragtige werk gelewer het tot in 1982. So ook wat kassierswerk betref is hierdie gemeente besonder bevoorreg.

Tewens, dwarsdeur die nalees van die geskiedenis van die gemeente is dit opvallend dat daar in die gemeente mense gewerk het wat hul take met liefde, getrouheid en bekwaamheid verrig het. Dit geld al die konsulente en predikante, die skribas en kassiere; die ouderlinge en diakens. Dieselfde kan ook van die susters en hul werksaamhede gesê word. Daar was altyd vooruitgang, asook vrede en harmonie. Nooit was daar twiste en skeuringe of pratyskappe nie. 'n Mens kry werklik die indruk dat in hierdie gemeente die belange van Christus bokant die belange van mense gestel is – en so behoort dit altyd in alle gevalle te wees!



*Die eerste Nagmaalstel van die gemeente (tans in die besit van Mevr. E.S. Roets).*



*Op hierdie foto verskyn:*
*Mevr. A.M. Pohl (gebore 8 April 1905) en Mevr. E.S. Roets (Gebore 29 Maart 1910). Hulle is die dogters van Oom Willie Bronkhorst wat as koster aangestel is op die stigtingsdag van die gemeente op 29 Julie 1933. Hulle was albei teenwoordig toe die gemeente gestig is en albei is nog steeds lidmate van hierdie gemeente. Mevr. Roets is in besit van die eerste Nagmaalstel van die gemeente.*



*Voor: Mevrr. E.S. Roets, A.M. Pohl en E.M. Jansen (Gebore Oberholzer geb. 5.9.1910)*
*Agter: F.P. Swart (Geb. 22.6.1909) en C.J. Jansen (Geb. 7.5.1906).*

*Sover vasgestel kon word is hierdie groepie die enigste persone in ons gemeente wat wel teenwoordig was met afstigting op 29.7.1933. Sien aantekening by Mevr. Pohl en Roets.*

*F.P. (Fritz) Swart het op die dag na stigting sy seun in die nuwe gemeente laat doop.*

*Mnr. C.J. (Tollie) Jansen (Gebore 7.5.1906) is getroud met Elizabeth Magdalena Oberholzer (Gebore 5.9.1910). Op die foto staan hy reg agter haar.*

*Oom Tollie het diaken geword in die gemeente Bronkhorstspruit. In 1950 het die egpaar na Marble Hall verhuis maar vestig hulle van 1971 in Groblersdal. Hier dien Oom Tollie as ouderling, kategeseonderwyser, katkisasieouderling en as koster. Sy vrou is nog steeds aktief in die werksaamhede van die N.H.S.V. Hier is waarlik twee getroue en meelewende lidmate.*



*Oom Hannes en Tant Maryna Holtzhausen.*

*Vestig hulle hier in 1946.*

*Tannie Maryna sluit dadelik aan by die N.H.S.V. en is vandag nog lid. Al is haar gesondheid glad nie goed nie, werk sy nog altyd ywerig en woon die vergaderings by.*

*Oom Hannes het in 1948 ouderling geword en gedien tot 1981.*

*Hulle was steunpilare en is nog elke Sondag in die kerk – 'n sieraad vir die gemeente!*



*Oom Hannes en Tant Maryna het gereeld by die kerk kom uitkamp – soms vir twee weke lank vir die katkisasie. Hier is 'n foto waar Oom Hannes voor sy tent sit en Tannie Maryna staan langs hom. Heel voor staan die kamptafel en direk daarnaas 'n swart stoof wat met hout of kole gebrand het – vandaar die stoofpyp. Behalwe gewone kookwerk (en kyk waar staan die koffieketel) het Tannie Maryna in hierdie stoof haar brood op die kerkplein gebak!*

# Herinneringe

**Herinneringe van die vorige Predikante:**

Ek is oor die naweek van 25 April 1944 in hierdie gemeente ge-orden. Die ordening is waargeneem deur Wyle Ds. Simon Vermooten. Die Konsulent was Ds. F.J.Z. Booysen, tans emeritus.

Hier was nog geen pastorie nie, want ek was hulle eerste predikant. Aanvanklik het ek, omdat ek nog ongetroud was, loseer by Wyle Oudl. en Mev. C.W. v.d. Neut. Later, tot en met my vertrek uit hierdie gemeente het ek tuisgegaan by Wyle Br. en Mev. Hansie Vorster, Bestuurder van O.T.K.-tak, op Groblersdal.

My herinneringe aan hierdie gemeente en sy mense, uit my vroegste predikantsjare, is mooi en kosbaar, en so sal dit altyd bly. Seën van Bo, word u almal in v.d. Hoff-gemeente toegebid.
U eerste Predikant,
Samuel E. Young.



*Ds. S.E. Young*



*Ds. en Mev. P.S. van Staden*

So 'n drie myl buite Groblersdal, op die Stoffberg-pad, het die gemeente ons ingewag. Ons het saam met ouderling Martiens en Tant Mart van Staden van Haakdoringdraai af gekom. Die hartlike vriendelikheid waarmee ons ontvang is, sal ons nie vergeet nie – dit het so gebly al die jare wat ons op Groblersdal was.

Toe ons in die gemeente gekom het, was al die gemeente-aktiwiteite toegespits op die afbetaling van die skuld op die kerkgebou. Die kerk was toe maar pas voltooi en die gemeente het nog R40,000.00 – 'n groot bedrag vir daardie dae geskuld. Die offerbereidheid van die gemeente was egter lofwaardig – die boere het sessies geteken waarvolgens 1/20ste van hulle oeste na die kerk gegaan het en ook die ander lidmate het probeer hou by die 1/20ste. Die susters het hard gewerk en daar was min Saterdae dat hulle nie vir 'n bruilof "reggemaak" het nie – baie Saterdae vir twee! Dit het so erg gegaan dat jy later byna nie meer 'n haan kon hoor kraai nie – almal geslag vir die bruilofte – en die wat oor was, was te bang om te kraai want Saterdag is daar weer 'n bruilof! Maar die skuld op die kerkgebou is betaal en toe word die orrel gekoop. Die is maklik betaal.

Die plasing in die kerk het egter probleme gegee. Met die bou van die kerk is ruimte vir die orrel gelaat agter die preekstoel, maar die Raad vir Kerkmusiek wou die orrel op die galery hê. Daarvan wou die Kerkraad nie hoor nie – hulle het nie geglo aan die "Botsing van klanke" nie!

Terwyl ons daar was, is 'n erf aangekoop vir die bou van 'n nuwe pastorie en die planne opgetrek, maar voordat die bouery in aanvang geneem het, het ons 'n beroep na Nelspruit aangeneem.

Ons verblyf in die gemeente Van der Hoff was baie aangenaam. Ons drie jongste kinders is gebore terwyl ons daar was, en Groblersdal en die gemeente Van der Hoff het by almal nog 'n besondere plek. Ons beskou dit as 'n voorreg om vir byna dertien jaar in die gemeente te kon arbei. Waar die gemeente tans haar halfeeufees vier, wil ons hulle van harte gelukwens. Mag u in die jare wat kom die genade ontvang om steeds gemeente van Jesus Christus te wees en in die woorde van die apostel Petrus toe te neem in die genade en kennis van onse Here en Saligmaker, Jesus Christus.

Ds. en Mevr. P.S. van Staden, Vryburg.
28 Junie 1983.



*Ds. H.N. Botha*



*Mev. H.N. Botha*

Van 1967 tot vroeg in 1971 het ek en my gesin die voorreg gehad om in Van der Hoff gemeente werksaam te kon wees.

Ons roep graag hierdie gelukkige en aangename jare saam met die gemeente in herinnering by hulle half-eeufees en wens u van harte geluk.

Die eerste gewaarwording oor ons verblyf in Groblersdal is nog steeds dat ons te gou daar weg is.

Die uitstekende samewerking van 'n positiewe kerkraad en 'n gemeente wat getrou was rondom woord en sakramentebediening, bly ons nog altyd by. Die aanbouing van 'n pragtige en doelmatige pastorie vir net R28,000 was 'n hoogtepunt. Die aanleg van die tuin het onder andere gepaard gegaan met die uitsleep van die waterpype deur 'n ywerige grondbreker van 'n behulpsame boer. Die "wettige" aanhou van 'n melkkoei

op die kerkgrond is vir my 'n blywende herinnering aan die landelike aard van daardie omgewing.

Wyle ouderling Danie Riekert wat my moes insleep dorptoe met my ou DKW motor, die breek van die tou en die halfuur wag in die donker omdat hy dit eers agtergekom het toe hy in die dorp regs draai na die pastorie toe, bly een van dle lagwekkendste episodes wat ek steeds onthou.

My gelukkige samewerking met wyle Stoffel Kruger as kassier en Samuel van der Neut as skriba, bly my steeds by.

Bo alles is ek saam met u dankbaar dat u aan my 'n aangename werkruimte in u gemeente gegun het en dat u onder die leiding van die Almagtige God gegroei en toegeneem het in geloof, kennis en vertroue.

Mag u deur God se Gees en Woord bly groei, verheffend en veredelend in werk in die gemeenskap waar u Sy gemeente is, terwyl u saam met die kerk van alle eeue bly verlang en uitsien na die voleinding van alles.

Ds. Hennie Botha
28 Junie 1983.



*Ds en Mev Leon Nell en gesin*

Graag bring ons as gesin langs hierdie weg ons gelukwensing aan die Gemeente Van der Hoff oor met die viering van sy vyftigjarige bestaan.

Ons dink slegs met vreugde en dankbaarheid terug aan die tyd wat ons in die gemeente gegun is. Dit was voorwaar 'n voorreg om saam met die kerkraad en lidmate te leef en te werk in diens van die Heer, Jesus Christus.

Mag die goeie hand van God met u bly sodat u steeds die kenmerkende warmte en meelewing wat u as gemeente betoon, sal behou. Ons bid dat u sal groei in die geloof en die hoop, gedra deur die liefde van God in Jesus Christus om openbaring te wees van die een Heilige, Algemene, Christelike Kerk op aarde.

Ds. en Mev Leon Nell en gesin.



*Dr. en Mevr. D.J. Smith*

**Herinneringe: Dr. D.J. Smith**

My eerste herinnering aan die gemeente Van der Hoff is die groot kontras wat daar tussen hierdie gemeente en my vorige gemeente Newcastle was. Newcastle was 'n vinniggroeiende industriële gemeente wat 'n veeleisende en rustelose werkstempo van 'n predikant gevra het. Juis toe ek aan die einde van my werksvermoë gestaan het en kwalik die werkstempo kon volhou, het ek die beroep na Van der Hoff gemeente aangeneem. Die kalmte, die rustigheid en die vreedsaamheid wat ek in Van der Hoff gemeente ervaar het, het net op die regte tyd gekom om my vermoeide werkskragte te hernu en om kalmte en rus in die rustelose gang van my lewe te bring. Die verandering was werklik 'n verkwikking vir my siel. Juis om hierdie rede sal my verblyf in Van der Hoff gemeente altyd iets inhou van die vrede en aangenaamheid van die Paradys (as 'n mens dit so mag stel).

My aankoms by die pastorie op 28 Maart 1977 het ook iets van hierdie paradysindruk gelaat. Dit was al skemer toe ons by die boomryke pastorie aankom. Die "Goldenshower" rankplant (pyrostegia ignea) wat hoog die bome ingerank het, was vol in die blom met sy oorvloedige trosse blomme. Hierdie prentjie het so 'n

indruk op my gemaak dat ek dit tot vandag toe nog assosieer met die pastorie van die gemeente.

Die volgende dag het die groot intrek begin en aan helpende hande was daar nie 'n tekort nie. Die dag het ons alreeds 'n goeie voorsmaak gekry van die vriendelikheid en meelewendheid wat ons verder aan in die gemeente sou ervaar. Ons het 'n voorsmaak van nog iets gekry: die besonderse kookkuns van die gemeente – te heerlik.

Die aand met ons ontvangs het ons bevestiging gekry: hierdie gemeente kan uitmuntende eetgoed voorberei. Reeds by die geleentheid het ons ook gesien in hierdie gemeente is 'n kerngroep wat kan werk. Dit was dan ook een van die aangename dinge van ons werksaamheid in die gemeente; hoewel daar ook maar die traes was, was daar altyd die groepie wat bereid was om te werk en op wie 'n mens kon staat maak.

Nog iets wat 'n blywende indruk op my gemaak het is die volle aanvaarding wat ons van die begin af in die gemeente sowel as die samelewing gekry het. Die mense het hulle harte en lewens werklik vir ons oopgemaak en dit sal ons nie vergeet nie.

Geen predikant kan op Groblersdal weggaan sonder dat hy ook die warm somers onthou nie – die sweet op huisbesoek en daar waar 'n mens met jou toga op die preekstoel staan met die straaltjies sweet wat al langs jou bene en rug afloop nie. Hoewel warm was die dae tog baie aangenaam.

Wat ek wel goed sal onthou is die rustige aande. Dit was wel soms so warm dat 'n mens in 'n sweetbad lê en slaap het, maar tog wanneer slapenstyd aangebreek het, het daar 'n wonderlike stilte op die dorp neergedaal – so stil dat 'n mens elke buitengewone geluid kon hoor. Dit is dan dat ek en my vrou lê en luister het na die geluid van die naguiltjies en vrugtevlermuise en met die soete musiek in die ore met werklik rus in die hart aan die slaap geraak het.

'n Deel van ons lewe as predikantsgesin daar waarvoor ons groot waardering het, is die getroue bearbeiding deur ons ouderling, oom Jannie Bekker. Van hom het ons werklik sielsorg ontvang. Hy het ons bearbei soos geen ander ouderling in een van ons ander gemeentes nie. Hy het gereeld met elke Nagmaal besoek afgelê op 'n tyd dat ons almal by die huis was. Dan het hy met die gesag wat aan die ouderlingamp gegee is, die Bybel gevra, gelees en vir ons gebid. Hierna het hy 'n pastorale gesprek met ons aangeknoop en met groot liefde vir sy dominee en sy vrou gevra na alle probleme en ook geestelike kwellinge wat hulle mag ervaar. Baie keer het hy ook met goeie vaderlike raad gekom. Hierna het die kinders aan die beurt gekom en is hulle onder andere uitgevra oor hulle kategese. Ek en my vrou het alleen die grootste waardering vir hierdie geestelike bearbeiding wat ons ontvang het.

Aan alle goeie dinge kom ook 'n einde en op Sondag 1 Augustus 1982 het ons van die gemeente afskeid geneem op dieselfde manier as waarop hulle ons ontvang het naamlik met 'n maaltyd waar ons vir laas hulle uitsonderlike goeie kookkuns kon geniet. Hier het ek besef werklik hoe diep ons wortel geskiet het en die afskeid was so moeilik dat dit nie sonder trane gepaard gegaan het nie. Ons is gelukkig om so baie herinneringe aan die gemeente te hê.

Dr. en Mevr. D.J. Smith.

*Oom Ben is te Kortlaagte naby Leslie gebore op 5 Desember 1907 en is die seun van Oom Barend Prinsloo wat bekend was vir sy onwrikbare standvastigheid. Oom Barend het op die plaas Ogiesfontein geboer, vlak teenaan die huidige dorp Ogies en hy het die Geloftefeesterrein vir die omgewing op sy plaas aangelê – vandag bekend as die Barend Prinsloo Geloftefees. Van hier af het hulle met wa en osse na Middelburg (Tvl) vir kerkgeleenthede gereis. Oom Ben is daar gedoop deur Ds. M.J. Goddefroy en het belydenis gedoen by Ds. A.J. Barger.*

*Hy is getroud met Emmerentia Erasmus (Gebore 31 Maart 1911) in Oktober 1934. Die egpaar het twee kinders, 'n seun en 'n dogter waarvan die dogter nog lewe – die seun het in die skoolbusbotsing teen 'n trein naby Leslie in 1953 tragies gesterf.*

*Oom Ben het in 1937 te Eendracht diaken geword en in 1941 ouderling tot 1958.*

*In 1962 verhuis hulle na Groblersdal waar hy dadelik ouderling word en tans nog dien. Hy was driemaal afgevaardig na die Algemene Kerkvergadering en het twee termyne lank op die Ringskommissie gedien.*

*Tant Emmie het al die jare getrou aan sy sy gestaan. In die N.H.S.V. was sy en is sy op die huidige nog steeds 'n harde werker en 'n steunpilaar. Die egpaar geniet nog goeie gesondheid en Oom Ben behartig nog self sy boerdery. Meegaande foto is geneem in die fleur van hul jare.*



*Oom Ben en Tant Emmie*

*Johannes Gerhardus Steyn (Gebore op 18/3/1909) en Johanna Sophia Catharina Steyn gebore Smit (Gebore op 10/9/1912).*

*Na sy skoolopleiding te Heidelberg het Oom Hans begin boer maar sluit in 1938 by die Polisie aan. Op 18/3/1933 tree hy in die huwelik en kon hy en sy vrou vanjaar hul vyftigste troudag vier. Hy tree later weer toe tot die boerdery en verhuis in 1949 na Groblersdal. Hier sluit hy aan by die Provinsiale Administrasie as brugbouer en bly in diens tot 1979.*

*Hy word in 1955 as ouderling gekies en is dit nog steeds na twee kort onderbrekings. Hy was ook tien jaar lank jeugouderling. Sy groot liefde is egter die kategese – hy is tans die superintendent van kategese.*

*Self is hy 'n deeglike en uitmuntende kategeet – predikant soos Ds. W.P. Prinsloo en L.J.S. Steenkamp sal hiervan kan getuig. Hy geniet nog goeie gesondheid en lewer voortreflike werk.*

*Sy eggenote, Tant Joey, se gesondheid is nie so goed nie. Toe sy een maal na 'n ernstige siekbed besig was om te herstel, het sy besluit om 'n tafeldoek en servette vir die Nagmaalstafel te hekel. Dit het haar 18 maande geneem om te voltooi en is 45 voet (13,5 meter) lank en 4 voet (1,2 meter) breed. Sy het daarvoor 121 bolletjies gare nodig gehad – voorwaar 'n pragtige en kosbare geskenk aan die huis van die Here omdat Hy haar gesondheid teruggegee het.*

*Die egpaar het tien kinders, vyf seuns en vyf dogters en almaal is nog in lewe, asook twintig kleinkinders en een agterkleinkind.*



*Oom Hans en Tant Joey*

Dit was vir hierdie gemeente 'n skok om binne vier maande twee steunpilare te verloor in die persone van Oom Jannie (Mei 1983) en Tant Flippie Bekker (Jan 1983). Hulle was 47 jaar lank getroud en het 'n baie gelukkige huwelikslewe gehad. Waar die een was, daar het jy ook die ander een gekry. Hulle het saamgelewe en saam dinge gedoen.

Die laaste 25 jaar van hulle lewe het hulle in Groblersdal gewoon – reg voor die kerkgebou. Die kerk was dan ook altyd hul grootste liefde. Sy wyk het die pastorie ingesluit en gereeld het hy as ouderling die pastoriegesin besoek. (Sien artikel van Dr. D.J. Smith). As kategese-ouderling het hy uitgeblink en gespesialiseer in kerk- en Bybelgeskiedenis. Met groot lof maak oudkatkisante melding van die vormende rol wat hy in hul lewe gespeel het.

In voorlees, voorsing en hou van ouderlingdienste was hy uiters bedrewe en vir lg. het hy hom altyd deeglik voorberei.

Trou aan sy sy was die dierbare Tant Flippie. Sy was maar altyd 'n ywerige lid van die N.H.S.V. en het haar plek volgestaan. Dit was hulle nie beskore om die halfeeufees van hierdie gemeente te vier nie. Van die vier dogters en een seun wat uit die huwelik gebore is, is die oudste dogter en die enigste seun (albei getroud met kinders) woonagtig in hierdie gemeente waar die seun in die voetspore van sy vader volg.



*Oom Jannie en Tant Flippie Bekker*

*Die volgende predikante is seuns uit hierdie gemeente:*



*Ds. J.C. de Lange (Skriba) van die Algemene Kerkvergadering en Evangelisasiepredikant Pretoria-Suid.*



*Ds. W.P. Prinsloo (Ventersdorp)*

**Konsulente:**

| | | |
|---|---|---|
| 1. Ds. A.J. Barger | 1933 – 1937 | |
| 2. Prof. E.S. Mulder | 1937 – weer 1942 – | 1943 |
| | 1938 – 1942 | |
| 3. Ds. A.J. Nolte | 1943 | |
| 4. Ds. P.J. Booysen | 1947 | |
| 5. Ds. P.S. Dreyer | | |



*Ds. P. van Staden (Roedtan)*



*Prof. E.S. Mulder*



*Ds. P.R. Buitendag (Roossenekal/Stoffberg)*



*Ds. A.J. Nolte*



*Prof. P.S. Dreyer*



*Ds. P.J. Booysen*

***Inwyding van huidige Kerksgebou 16 Mei 1953***

*Mevr. (ds.) A. van Staden het so pas die kerkdeure oopgesluit en nooi die gemeente om in te gaan. Langs haar staan Ds. A.J. Nolte en voor Mevrou staan die argitek, Mnr. J.J. Vermooten. Die kop van Prof. A.S. Geyser kan gesien word langs die koster, Oom Willie Bronkhorst.*



*Ds. en Mevr. M.J. van Schalkwyk*
*Huidige Leraar van die Gemeente.*



***25-Jarige Bestaan. Foto van die Kerkraad. 1958.***

*Voor (Van links na regs) sittende. A. Schoeman, J.N.R. Soer, Prof. A.D. Pont, Ds. P.S. van Staden, Ds. S.E. Young, J.M.C. van Staden, T. de Beer.*
*Tweede ry: L. Bester, P. de Waal, P.T. Barnardt, S.J.W. van der Neut, W. de Beer, H. Coetzer, J.P.A. Holtzhausen, J. Lindhout.*
*Derde ry: K. Boshoff, J.G. Steyn, C. van der Merwe, M. Austin, D. Roux, G. Swart, H. Jansen, P. Grobler, F. van Eeden, B. Greyling, L. Zietzman en D. van Staden.*



*Voorste ry:* M. Schmidt, H. Maartens, J. Steyn, B. Prinsloo, Ds. M.J. van Schalkwyk, S. van der Neut, M. Potgieter, D. van Staden, C. Buitendach.

*Tweede ry:* P.J. van Vuuren, H. Fourie, D. Riekert, F. Pretorius, G. Labuschagne, G. Bredenkamp, J. Puren, A. Smalberger, H. Prinsloo, J. de Beer.

*Derde ry:* L. van Nieuwenhuizen, J. Nagel, J. Lindeque, D. van Schalkwyk, J. Prinsloo, J. v.d. Heever, A. Kruger, T. Kleynhans, T. Ogterop, H. Henn, T. Terblanche, G. Engelbrecht.

*Vierde ry:* J. Bekker, B. Prinsloo, A. Human, P. Robberts, S. Bothma, F. van Eeden, P. Viljoen, M. Dreyer. Suster B. Kruger, J. van der Westhuizen, J. Breedt, J. Hartman, C. Bester, W. van der Neut, D. van Zyl, J. Lemmer en W. Myburgh.

*Afwesig:* J. Pistorius, I. Greeff, P.J. van Rensburg, N. Nieman, J. de Lange, J. le Grange, J. Els, J. Strydom, T. de Vos, S. Page, L. van Staden, W. Wilken.



*Eerste diensdoende kerkgebou van die Nederduitsch Hervormde Gemeente "Van der Hoff" te Groblersdal. Hiedie tabakstoor het vir byna twee jaar as kerkgebou gedien en het behoort aan wyle ouderling M.M. Bezuidenhout. Voor vind ons die eerste Kerkraad, 30 Julie 1933.*
*Voor (v.l.n.r.): Ouderling T.P. Botha, ds. A.J. Barger (Konsulent), oudl. J.H. Vorster (Verteenwoordiger van die Ring van Pretoria), ds. J.G.M. Dreyer.*
*Agter (v.l.n.r.): C.W. van der Neut (Scriba-Kassier), oudle. W.A. Bester, M.M. Bezuidenhout, diaks. J.P. Goosen, J.J. Venter, J.N. Boshoff en J.N.R. Oosthuizen (Gemeente Bronkhorstspruit).*



*Hierdie kerkgebou was die tweede tuiste van die "Van der Hoff"-gemeente sedert 1935 en het diens gedoen tot 1942.*




*Die derde kerkgebou van die gemeente.*
*Gebruik vanaf 1942 – 1953*
*Daarna is die toring afgebreek en is dit as 'n saal gebruik.*
*Vir 'n lang tyd was dit die enigste saal op Groblersdal.*
*Die gebou word vandag nog as kerksaal gebruik en is in 1983 opgeknap, uitgebrei en gemoderniseer.*